SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA SARLNUUS 20 MAART 2005 U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in SuidAfrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word. Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS. STIL SLEUTEL Dit is met leedwese dat die Raad die heengaan van Philip Hartslief, ZS4PH, op 17 Maart 2005 na n motorongeluk moet aankondig. Ons betuig ons innige meegevoel met sy moeder, familie en vriende. LAASTE BESOEK AAN SUID-AFRIKA EINDIG TRAGIES VIR VK-PAAR Lee Grant, G3XNG, is op slag dood toe sy motor op 24 Februarie 2005 naby Swellendam inn hoëspoedongeluk betrokke was. Sy vrou Margaret is drie weke later oorlede weens verskeie beserings en komplikasies. Lee is in 1922 in Kanada gebore. Hy het na die VK verhuis en die roepsein G3XNG gevat ter nagedagtenis aan sy stiefpa. Sy liefde vir Suid-Afrika het tydens die paar jaar wat hy op Wingfield naby Kaapstad gewerk het aan in installasie van radionavigasietoerusting. Lee het Margaret by die RAF-basis by Bedford kort na die oorlog ontmoet, sy was 'n matrone / verpleegsuster op die basis. Hulle was besonders lief vir Suid-Afrika en het vir baie jare die land besoek. Lee het Afrikaans leer praat en het graag met inwoners in Afrikaans gesels. Hy het die roepsein ZS1XNG gebruik tydens sy gereelde besoeke aan sy goeie vriend, Michael Warr, ZS1WA, in Barrydale. Hierdie besoek sou hulle laaste besoek aan Suid-Afrika wees. Dit is jammer dat dit so moes eindig. Hulle het baie vriende oor die wêreld heen wat hulle met liefde sal onthou. [POUSE] In die nuus vandag:

KLAGTES OOR 7P8-ROEPSEINE AJV KENNISGEWINGS REGISTREER NOU VIR AMSATCON 2005 DXCC EREROL Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 6752393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede. Die SARLnuusdiens maak staat op nuusinsette van klubs en

individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Plaas asb. U berigte op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels, maar, gaan asb. veral datums en telefoonnommers na voordat u die berig instuur, die redakteur het growwe foute in die verlede opgemerk. U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede. KLAGTES OOR 7P8-ROEPSEINE Leon Tromp, 7P8EK, President van die Lesotho Amateurradiovereniging (LARS) het aan SARLNuus gesê "Dit het onder my aandag gekom dat sommige amateurs in die openbaar die stelling maak dat amateurs met 7P8 roepseine roof-operateurs is en dat die saak by OKOSA gerapporteer sal word."As die President van die Lesotho Amateurradiovereniging (LARS), wil ek dit stel dat die eksamen vir amateurradiolisensiëring streng volgens internasionale standaarde geskied. Die uitreiking van n

lisensie is onderworpe aan die finale goedkeuring van die Lesotho Telekommunikasie-owerheid nadat die eksamen suksusvol voltooi is. Die regulasies in Lesotho maak ten volle voorsiening vir hierdie proses en word streng deur my vereniging gevolg. Lesotho isn ondertekenaar van die IARU en steun die werêldstaandarde ten opsigte van lisensiëring".

"Baie 7P8-amateurs werk in Lesotho maar bly oor naweke in SuidAfrika. Die herhaler by Ladybrand dek beide Lesotho en SuidAfrika en daar is geen wet in beide die lande wat oor-grens kommunikasie onwetting maak nie. Oor naweke word hierdie herhaler aan Echolink gekoppel". "Dit is met skok dat ons sekretaris rapporteer dat hy gehoor het hoe n gesprek tussen 7P8JB en 7P8BS deurn SuidAfikaanse amateur onderbreek word, en die amateur dit stel dat 7P8JB, 7P8BS en ekself, 7P8EK, rower-operateurs is en dat ons geignoreer moet word. Geen verdere kontakte deur Echolink was moontlik nie omdat ons as"rowers" beskou is. Die feit dat sommige ZS-gelisensieerde amateurs dit op hulle geneem het om te besluit of 'n 7P8-roepsein geldig is, is buite hul mandaat, en skaad die gees van amateurradiovriendskap wat oral

ondervind word. Terloops, hierdie amateurs is almal wettige gelisensieerde amateuroperateurs. "Ek is ook n lid van die SARL en besitn wettige ZR-roepsein tesame met my 7P8-roepsein. In my hoedanigheid as LARSPresident, wil ek ten sterkste beswaar aanteken teen hierdie gedrag. Verder versoek ek dat SARL-lede ingelig word dat hulle nie in die openbaar hulle beswaar aanteken oor die sogenamde"rower" 7P8-roepseine nie. In die gees van amateurradio voel ons dat hierdie tipe van gedrag onnodig is. Die 7P8-amateurs het nog altyd goeie amateurverhoudings met ZS/ZR-amateurs gehad, en dit is ons wens dat die op-die-lugbespreking van die "onwettige 7P8-operateurs" stopgesit word". "Sou daar ter eniger tyd twyfel wees oor die wettigheid van n 7P8-roepsein, kontak my onmiddelik. LARS sal vinnig optree teen enige onwettige operateur." AJV KENNISGEWINGS Die kennisgewing van die SARL se AJV, wat op 9 April te Johanneburg gehou word, is reeds Donderdag aan alle opbetaalde lede gepos. Die kennisgewing bevat die Agenda vir die AJV, 'n volmagvorm, mosies, die president se jaarverslag, die finansiële dokumente asook die notule van die 2004 AJV. Hierdie dokumente is ook as 'n PDF-dokument beskikbaar op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za. REGISTREER NOU VIR AMSATCON 2005 Registreer nou vir AMSATCON 2005, SA AMSAT se jaarlikse satelliet-konferensie wat by die SARL se Nasionale Amateurradiosentrum in Gauteng op Saterdag 14 Mei gehou sal word. Bespaar op die registrasiefooi deur vroeg te bespreek. Registrasie voor 22 April 2005 is R70 vir SA AMSAT- en SARLlede en R120 vir nie-lede. Voltydse studente betaal R50. Na 29 April is die fooi hoër. Volledige besonderhede is beskikbaar by www.amsatsa.org.za of deurn registrasievorm by saamsat@intekom.co.za te versoek. Die program sluit in lesings oor Kennismaking met AO-51',Hoe om te begin', die Geskiedenis van Amateursatelliete', AMSAT DL se

sending na Mars en die Suid-Afrikaanse Vuurpylvereniging. NOG DONASIES VIR DIE SARL IARU-FONDS Donasies vir die SARL IARU-fonds kom maar stadig in. Hierdie week het die fonds gestyg na R3 623. Dankie aan Dave Reece, ZS1DFR. Die teiken is R13 000 wat teen Mei bereik moet word wanneer die SARL se lidmaatskap aan die IARU betaal moet word. Maak asseblief'n skenking en help dat die SARL en Suid-Afrika internasionaal verteenwoordig word. Nadat 'n donasie gemaak is, stuur'n afskrif van die depositostrokie per faks aan 012 991 5651, of per e-pos aan saardt@intekom.co.za of per gewone pos aan Posbus 90438 Garsfontein 0042. The rekeningnommer vir donasies is ABSA 560 142 722, Menlynpark, takkode 335 645. Tjeks moet betaalbaar gemaak word aan die"SA Amateur Radio Development Trust". Volledige besonderhede kan by www.amateurradio.co.za gevind word. DXCC EREROL

Tjerk, ZS6P, ons plaaslike "Card Checker" vir die ARRL se DXCCprogram berig dat hy die volgende boodskap van die bestuurder, Bill Moore, NC1L, ontvang het. Bill herinner dat die sluitingsdatum vir die volgende DXCC se Ererol 31 Maart 2005 is. Die posstempel op die voorlegging moet 31 Maart 2005 wees om in aanmerking te kom vir hierdie Ererol. Die DXCC-Ererollys sal in die Augustus 2005 uitgawe van QST verskyn. Daar is 335 entiteite op die DXCC-lys en jy moet binne die numeriese top tien DXCC-entiteite wees om te kwalifiseer. Die huidige minimum vereiste vir die Ererol is 326 entiteite. Alhoewel dit reeds laat is, is daar net genoeg tyd om jou voorlegging te maak. SARL BHF/UHF-KOMPETISIE Derek, ZS5Y, die BHF/UHF-kompetisiebestuurder, herinner almal wat aan die eerste been van die SARL BHF/UHF-kompetisie

verlede naweek deelgeneem het, om hulle logstate slegs aan die volgende adres te stuur - per e-pos aan derek.gravett@siemens.com of per gewone pos aan Die Kompetisiekomitee, Erskinestraat 69, Scottburgh, 4180. Moet dit na geen ander adres stuur nie. VOORTPLANTINGSTOESTANDE Gedurende hierdie week was sonvlekgetalle hoër, terwyl geomagnetiese indekse laer was, 'n goeie kombinasie vir HFoperateurs. Die gemiddelde daaglikse sonvlekgetal het met amper 25 punte gestyg na 60,7 en die gemidelde daaglikse sonvloed het met 22 punte gestyg na 107,8. Dit is noun goeie tyd om 'n paar meer sonvlekke te hê omdat ons die betowerende tyd van die ewening nader. Nieteenstaande die ou stedelike legende, die taak om'n regop eier te balanseer word nie makliker tydens die ewening nie, maar die tydperk is lekker vir HF-voorplanting. Sonlig is meer gelyk verdeel tussen die noordelike en suidelike halfrond en behoort om 12:33 UTC hierdie Sondag 20 Maart gelyk te wees. Dit is die oomblik van lentenagewening in die noordelike halfrond en die herfsnagewening vir die suidelike halfrond. Die vooruitsig vir die korttermyn is die geleidelike daling van sonvlekgetalle en sonvloed tot 26 - 29 Maart en dan weer styging tot huidige vlakke teen 6 - 11 April . Geomagnetiese toestande sal teen 18 - 19 Maart ongestadig wees maar andersins stil. DAGBOEK VAN GEBEURE 31 Maart - Finale lesings vir AMSATCON2005 in te dien; sluitingsdatum vir stadium 1 van die 2005 Konstruksiekompetisie; 07 April - SARL 80 Meter

QSO-Geseligheid; 08 April - SARL Toekenningsdinee; 09 April - AJV van die SARL; 10 April - SARL Hamnet 40 Meter Noodkommunikasiekompetisie 14 April - sluitingsdatum vir die Mei RAE; 14 Mei - AMSATCON 2005; 19 Mei - Radioamateureksamen; 31 Mei - sluitingsdatum vir stadium 2 van die 2005 Konstruksiekompetisie. Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 700, 9 750 en 7 082 kHz en verskeie 2 m herhalers in u omgewing te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg. Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin. Dit is saamgestel deur Dennis, ZS4BS, en gelees deur ……. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste. U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem. Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe. Totsiens aan almal.

/EX